WIKIPEDIA

# Luxemburgs

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Luxemburgers.*

**Luxemburgs** of *Lëtzebuergesch* ([ˈlətsəbuəjəʃ]) is die nasionale taal van die Groothertogdom Luxemburg en word deur sowat 390 000 mense gepraat. Die meeste van hulle praat dit as moedertaal, maar daar is ook 'n groot getal buitelanders in Luxemburg wat dit as tweede taal aangeleer het. Sowat tagtig persent van die inwoners van die groothertogdom praat Lëtzebuergesch as hulle huistaal.

Die taal word in die Duitse dialektologie as 'n Wes-Germaanse, Middelduitse kultuurdialek geklassifiseer, wat deel uitmaak van die Moeselfrankiese groep van dialekte. In die taalwetenskap word dit ook by die sogenaamde *Ausbausprache* ("uitboutale") gereken.

| **Luxemburgs**<br>***Lëtzebuergesch*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [ˈlətsəbuəjəʃ] |
| Gepraat in: | Luxemburg<br>België<br>Frankryk<br>Duitsland |
| Gebied: | Sentraal-Europa |
| Totale sprekers: | 336 710 (moedertaal)<br>50 000 (tweede taal)[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Germaans<br>Wes-Germaanse<br>Middelduits<br>**Luxemburgs** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Luxemburg |
| Gereguleer deur: | Conseil Permanent de la Langue Luxembourgeoise |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `lb` |
| ISO 639-2: | `ltz` |
| ISO 639-3: | `ltz (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=ltz)` |

## Inhoud



## Erkenning

In 1984 is Lëtzebuergesch naas Frans en Hoogduits tot een van die drie amptelike tale van Luxemburg verklaar en word nou as 'n selfstandige taal beskou. Meer as tagtig persent van die Luxemburgse bevolking gebruik Lëtzebuergesch as hulle omgangstaal, selfs in parlementsdebatte. Die taal beskik oor sy eie amptelike spelling, wat in 1946 ingevoer en in 1999 hervorm is.




Die nasionale leuse van Luxemburg in Luxemburgs: *Mir wölle bleiwe wat mir sin*




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Die Luxemburgse onderwysstelsel beperk die gebruik van Lëtzebuergesch egter nog steeds tot die spreektaal, en behalwe vir die radio- en televisieprogramme het Duits die oorheersende taal van die mediabedryf gebly. Meer as tagtig persent van alle artikels verskyn tans in Duits, sowat twaalf persent in Frans en slegs drie persent in Lëtzebuergesch.

Afgesien van hierdie meer "tegniese" kriteria is vir die Luxemburgers veral die simboliese karakter, wat die identifikasie met die eie taal inhou, van belang – wat hulle daagliks praat, moet ook as hulle eie taal beskou word. Die gebruik van Frans as 'n ampstaal het steeds ook Luxemburg se politieke en kulturele selfstandigheid teenoor Duitsland help beklemtoon, alhoewel nou verwante Moeselfrankiese dialekte ook oorkant die grens gepraat word.

Hierdie sienswyse word deur die feit gesteun dat mense met Hoogduits as hulle moedertaal dit nie sonder meer kan verstaan nie (dieselfde is egter ook op 'n groot aantal ander dialekte van die Duitse taalgebied van toepassing en beteken nie noodsaaklik dat 'n dialek reeds as 'n selfstandige taal beskou moet word nie). Lëtzebuergesch word in elk geval by meer geleenthede gepraat as wat dit by 'n dialek die geval sou wees en word naas Frans en Duits in toenemende mate as ampstaal gebruik; Luxemburgse paspoorte bevat terme soos *Faarw vun den Aen / Couleur des yeux / Color of eyes* sonder Duitse vertaling.

Sedert die vyftigerjare van die twintigste eeu verskyn romans en 'n aantal strokiesprente soos Asterix en Die avonture van Kuifie in Lëtzebuergesch; die inheemse taal word nou ook meestal op die tonele en in die kabarette gebruik. Groot werke uit die wêreldliteratuur, wat in Lëtzebuergesch vertaal is, sluit William Shakespeare se *Macbeth* in, wat deur Jean-Michel Treinen vertaal is en as *Mäcbess* verskyn het. Ook 'n groter aantal kinderboeke is sedert die vroeë sewentigerjare vrygestel. Nogtans is dit tans onwaarskynlik dat Luxemburgs in die nabye toekoms einige bedreiging vir Frans en Duits as literêre tale sal inhou - van die 134 boeke, wat in 2015-16 in Luxemburg gepubliseer is, het slegs sewe persent in Luxemburgs verskyn.[2]

Lëtzebuergesch is ongeag daarvan die voorkeurtaal van die plaaslike televisie- en radiobedryf, en sedert die laat tagtigerjare is ook 'n groter aantal rolprente en televisiereekse in Lëtzebuergesch geproduseer.

Die *Actioun Lëtzebuergesch* bevorder die gebruik van die inheemse taal en gee die tydskrif *Eis Sprooch* (Ons Taal) uit.

# Taalgebied

Lëtzebuergesch word nie alleen in Luxemburg gepraat nie, maar ook in die grensgebiede van sy buurlande: In Duitsland in die omgewing van Béibrech (Duits: Bitburg) en in die Moeselvallei rondom Tréier (Duits: Trier), in België in die provinsie Luxemburg (in die gebied van Arel, wat Arelerland genoem word) en in Frankryk in 'n deel van die Lorraine (Lotaringe, in die omgewing van Diddenuewen (Frans: Thionville). Ten ooste begin die taal geleidelik na die Moeselfrankiese dialekte van Duitsland oorgaan. Daar is ook klein groepe Luxemburgers in die Verenigde State en in Transsilvanië (Roemenië) wat soms nog Lëtzebuergesch praat. Hulle is nakomelinge van emigrante wat daar in die 19de eeu 'n nuwe tuiste gevind het. In België en Frankryk het Lëtzebuergesch egter na die Tweede Wêreldoorlog 'n taal van die ouer generasies geword, terwyl die jonger generasies die taal nie meer aanleer nie. Pendelaars uit die twee lande – die sogenaamde *Frontalierën* – leer die taal nou weer in na-uurse kursusse, aangesien dit op die Luxemburgse arbeidsmark 'n gesogte kwalifikasie is.



Tweetalige Frans-Lëtzebuergesche straatbord in België

Lëtzebuergesch kan in 'n aantal streekdialekte verdeel word: Die Areler, Eechternoocher, Kliärrwer, Minetter, Miseler, Stater (in Luxemburg-stad), Veiner, Weelzer en ander streektale. Vroeër kon een woord van dorp tot dorp verskil, en taalatlasse verwys na 'n reeks woorde wat net in 'n bepaalde streek voorkom, maar elders heeltemal onbekend is. Ingevolge die mobiliteit van die sprekers en die invloed van media soos radio en televisie is daar steeds minder verskille, en daar begin 'n soort Standaard-Lëtzebuergesch ontwikkel – iets wat die taalkunde koiné noem.

# Die problematiek van 'n dialek-gebaseerde uitboutaal

Lëtzebuergesch het in die afgelope dekades tot 'n selfstandige uitboutaal begin ontwikkel, aangesien dit in toenemende mate ook as skryftaal gebruik word. Sy invloed strek sodoende ook oorkant die grens tot by Duitsland se Moeselfrankiese dialekgebiede.



Werknemers en besoekers van die gebou van die Raad van die Europese Unie in Brussel word tydens die Luxemburgse presidentskap in die eerste semester van 2005 in Lëtzebuergesch begroet

Sy status as ampstaal het van Lëtzebuergesch die enigste Middelduitse dialek gemaak wat in 'n onafhanklike staat buite Duitsland as ampstaal erken word. Hierdie merkwaardige posisie het in Duitse taalkundige kringe steeds omstrede gebly; daar is deskundiges wat betwyfel dat Lëtzebuergesch aan die taalkundige vereistes van 'n selfstandige taal voldoen, aangesien dit minder sterk van Hoogduits verskil as 'n aantal Neder- of Hoogduitse dialekte.

Daar is streng gesproke geen suiwer taalkundige (grammatikale) kriteria wat in die geval van nou verwante taalvariante 'n duidelike onderskeiding tussen dialekte en tale sou steun nie; terme soos "kultuurtaal" word dus dikwels eerder in 'n politieke betekenis gebruik om byvoorbeeld na 'n dialek te verwys wat onafhanklike taalstatus sou bereik het. Byvoorbeeld is daar ook Duitse dialekte wat miskien sterker van Hoogduits verskil as Nederlands; maar dit kan nie betwyfel word dat Nederlands 'n selfstandige kultuurtaal is nie.

Die EUROMOSAIC-ondersoek, wat in opdrag van die Europese Kommissie deurgevoer is en die taalsituasie in die lidlande van die Europese Unie nader bekyk het, het vasgestel dat Lëtzebuergesch as 'n Duitse dialek geklassifiseer kan word, maar nogtans in die Groothertogdom Luxemburg as 'n selfstandige taal beskou word.[3]

Lëtzebuergesch word tans as 'n Europese minderheidstaal geklassifiseer en dus ook nie by die 24 amptelike tale van die Europese Unie gereken nie. Die Luxemburgse regering het in 2017 'n 40 punte-aksieplan voorgelê om die gebruik van Luxemburgs in skole, biblioteke, regeringskantore en ambassades te bevorder. Die aksieplan behels die standaardisering van Luxemburgs deur middel van 'n taalakademie, landswye spellingsveldtogte en die voltooiing van 'n aanlyn-woordeboek. Daarnaas word beplan om 'n petisie in Brussel in te dien om Luxemburg as een van die Europese Unie se amptelike tale te erken - alhoewel die stap eerder simbolies van aard sal wees.[4]

## Enkele woorde

| LËTZEBUERGESCH | AFRIKAANS |
|---|---|
| Moiën | Goeiemiddag, Dagsê |
| Äddi | Totsiens |
| wann ech gelift | asseblief |
| merci | dankie |
| Lëtzebuerg | Luxemburg |
| jo | ja |
| neen | nee |
| bicherbuttek | boekwinkel |

## Invloede

Lëtzebuergesch het 'n groot aantal woorde uit die Franse, Nederlandse, Duitse en Jeniese tale oorgeneem. Dikwels is daar sowel 'n Franse term asook 'n Duitse leenwoord wat naas mekaar gebruik word. Gewoonlik behoort die Franse term dan by die meer verhewe stylvlak, terwyl Hoog-Duitse woorde dikwels 'n neutrale betekenis het:

| AFRIKAANS | DUITSE TERM (NEUTRAAL) | OMGANGSTAAL | OMGANGSTAAL (SKERTSEND) | VULGÊRE TAAL |
|---|---|---|---|---|
| buik | Bauch | Träip | Metti | Panz |

## Die inburgering van Franse woorde

Frans bly die belangrikste (geskrewe) saketaal en ook die taal van die regspraak en administrasie. Aangesien die meeste Luxemburgers die Franse taal magtig is (veral ook as 'n simbool van kulturele selfstandigheid teenoor Duitsland), kan 'n mens 'n Franse woord direk oorneem. Gewoonlik word dit egter by die Luxemburgse spelling en uitspraak aangepas.

| FRANS | LËTZEBUERGESCH | AFRIKAANS |
|---|---|---|
| billet | Billjee | kaartjie |
| saucisse | Zossiss | wors, worsie |
| prison | Prisong | tronk, gevangenis |
| valise | Wallis | koffer |
| pompiers | Pompjeeën | brandweer |

| merci beaucoup | villmools merci | baie dankie |
|---|---|---|
| timbre(-poste) | Timber | posseël |

## Pers en media

Die Luxemburgse televisie- en radioprogramme van RTL Lëtzebuerg en T.TV gebruik Lëtzebuergesch en lewer sodoende 'n bydrae tot die standaardisering en uitbou van die taal.

Luxemburgse koerante, soos byvoorbeeld *Luxemburger Wort*, *Tageblatt* en *Lëtzebuerger Journal* verskyn in Duits, bevat egter ook Franse artikels. Die twee Franstalige koerante *La Voix du Luxembourg* en *Le Quotidien* het Franstalige buitelanders in Luxemburg as hulle doelgroep.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Luxembourgish" (http://www.ethnologue.com/language/ltz) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190926183002/https://www.ethnologue.com/language/ltz) vanaf die oorspronklike op 26 September 2019. Besoek op 4 November 2016.
2. *The Guardian, 28 Desember 2017: 'A special place for Luxembourgish': Grand Duchy's native language enjoys renaissance* (https://www.theguardian.com/world/2017/dec/28/luxembourgish-grand-duchys-native-language-enjoys-renaissance)
3. The EUROMOSAIC Study - Letzeburgesh in Luxembourg. (http://ec.europa.eu/education/policies/lang/languages/langmin/euromosaic/lu1_en.html#13) Besoek op 22 Mei 2007
4. *The Guardian, 28 Desember 2017: 'A special place for Luxembourgish': Grand Duchy's native language enjoys renaissance* (https://www.theguardian.com/world/2017/dec/28/luxembourgish-grand-duchys-native-language-enjoys-renaissance)


## Eksterne skakels

- Die Lëtzebuergesche televisie RTL-Télé Lëtzebuerg (Windows Media-speler) (http://www.rtl.lu/tele/livestream/)

Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Luxembourgish language***.

Sien ***Luxemburgs*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.

**Indo-Europese tale: Kentum-tale: *Germaanse tale***

**Noord-Germaanse tale:**

Deens | Faroëes | Noors (Bokmål, Nynorsk) | Sweeds | Yslands

**Wes-Germaanse tale:**

Afrikaans | Duits | Engels | Fries (Noord-Fries, Oos-Fries/Saterfries, Wes-Fries) | Jiddisj | Limburgs | Luxemburgs | Nederduits | Nederlands (Oos-Vlaams, Wes-Vlaams) | Nedersaksies (Wes-Veluws) | Skots

**Oos-Germaanse tale:**

Boergondies (†) | Goties (†) | Vandaals (†)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Duitsland&action=edit) **Tale van Duitsland**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike taal** | Duits | |
| **Streeks-/ minderheidstale** | **Erken** | Deens · Fries (Noord-Fries · Saterfries) · Nederduits · Romani · Sorbies (Opper · Neder) |

